Jesus, U is my verblyding

296

1.

Jesus, U is my verblyding.
Jesus, U troos in my lyding.
Jesus, inhoud van my lewe,
Jesus, einddoel van my strewe,
ek sing van u bloed en wonde;
weet hoe groot is al my sonde.
Wil my van u guns verseker
by die brood en by die beker.

2.

Heer, U hoor al my gebede,
hoe ek sug en smag na vrede.
Ja, ook in my lofgesange
klink die toon van groot verlange.
Laat ek opstaan, laat ek lewe,
U het al my skuld vergewe.
Heer, wat my in guns bejeën,
breek die brood - ons vra u seën.